# Wind kan jy nie sien nie



Wind kan jy nie sien nie -



niemand sien dit raak. Maar wanneer ons



lui-ster, hóór ons hoe dit maak.

2

Wie kan God se Gees sien?

Niemand kan Hom sien!

Maar wanneer ons luister,

leer Hy ons Hom dien.

3

Wind kan soveel doen, dit

dryf die wolke heen;

dit beweeg die seë

en dit bring die reën.

4

God se Gees doen soveel -

leer ons God vertrou;

leer ons om te luister

en op Hom te bou

5

Kom ons sê vir elkeen:

Bid tot God die Heer,

dat Hy ons sy Gees gee -

dat Hy ons sal leer.